

# inhoud








Mede blanke broer en suster, die feit dat jy hierdie manifes lees, beteken dat jy 'n diep innerlike verlange het na verandering en verteenwoordiging. Jy is keer op keer agtergelaat en teleurgestel deur diegene wat aangevoer het dat hulle jou verteenwoordig. Vandag hoef jy nie verder te soek nie want die Vryburger Beweging verteenwoordig jou nie net nie, dit bestaan uit mense net soos jy.

Jy hoef nie te registreer of 'n maandelikse fooi te betaal om lidmaatskap van hierdie Beweging te verkry nie, want deur jou identiteit, vorm jy reeds deel daarvan. Jy word 'n Vryburger deur gehoor te gee aan die roepstem van jou hart en deur jou volksgenote eerste te stel in alles wat jy doen. Jou lojaliteit en toewyding hieraan sal jou plek binne in die Vryburger laer verseker. Hier sal jy weer ware vriendskap en wedersydse respek vind. Ons is 'n broederskap, verenig deur gedeelde bloed en sterk waardes, asook 'n onvoorwaardelike liefde vir mekaar en ons volk.

Saam skryf ons aan die geskiedenis en jy kan deel wees van hierdie geskiedenis waarna toekomstige geslagte met trots en verwondering sal terugkyk. Sluit by ons aan op hierdie tog en verklaar jouself vandag 'n Vryburger!




As daar drie woorde is wat ons Beweging volledig omskryf, is dit innovasie, opregtheid en uitnemendheid. Ons ywer nie net om die ware potensiaal van ons mense te ontketen nie, maar om uit die as op te staan en 'n nuwe geslag van sterk, eerbare en doelgerigte blankes op te bou. Die Vryburger Beweging is waar die rotsvaste waardes van ons verlede saamsmelt met die hede om 'n nuwe toekoms te skep, en daardie toekoms beteken vir ons niks anders as die vryheid en voorspoed van ons volk nie.

Deur eie arbeid en gekoördineerde samewerking, streef ons met standvastige lojaliteit om hierdie visie in 'n werklikheid te omskep. Om 'n Vryburger te wees, is om deel te vorm van die Voortrekker-pioniers van ons tyd. Dit is vir dié wat kies om nie die knie te buig of die kop te laat sak nie. Waar ander wil deel wat ons mense eens hul eie kon noem, sê ons: Nee! Ons sal self en ons sal opnuut herbou aan ons eie instansies en ons eie toekoms. God is met ons en ons sal wen!

# Hoe word ek 'n Vryburger?

Om 'n Vryburger te word, vereis meer as enigiets anders, 'n gemoedsverandering. Vryburgers lewe met eer, opregtheid en waardigheid teenoor mekaar en ons Skepper. Om deel te word van ons gemeenskap, verg drie hoofsaaklike stappe:

- **Eerstens** moet jy die konsep van 'n veelrassige "reënboognasie" verwerp en saamstem dat 'n onafhanklike blanke volkstaat die enigste uitweg vir ons is.
- **Tweedens** moet jy jou vereenselwig met die Beweging se ideologie van Volksnasionalisme en jou wêreldbeskouing aanpas om volgens hierdie waardes op te tree.
- **Derdens** word jy aangemoedig om jou talente en vaardighede uit te leef en deel te neem aan een van die verskeie afdelings van die Beweging. By die Vryburger Beweging word jou talente ten volle benut om by te dra tot die beste belange en die heropbou van ons volk.

Indien jy bereid is om die bogenoemde drie gedagtes deel van jou leefstyl te maak, sal jy met warme broederskap verwelkom word as 'n Vryburger en ook deel uitmaak van die groter volksnasionalistiese gemeenskap regoor Suid-Afrika.




Toe ons Europese voorvaders die suidpunt van Afrika getem het, het dit vasberadenheid, dapperheid en geloof vereis. Dit is hierdie eienskappe wat óns as 'n Beweging onderskryf en uitleef.

Die ware Vryburger sal verstaan dat ons doel veel groter is as die individu en dat dit eerder 'n blanke-kollektiewe stryd na 'n gemeenskaplike ideaal is. Om hierdie ideaal te verwesenlik, sal nie net die bogenoemde eienskappe vereis nie, maar ook 'n opregte en onbaatsugtige houding om op te offer vir die groter beswil van ons volk.

Daarom is dit nie die swak en oortuiginglose wat 'n Vryburger kan word nie, maar die doelgerigte en pioniergesinde individu wat nie bang is om woord by daad te voeg en sonder vrees 'n fakkeldraer vir sy wêreldbeskouing te wees nie.




“Saamstaan" en "eendrag maak mag" is iets wat ons gereeld hoor, maar hoe verenig ons die volk op hierdie wyse? Die Vryburger Beweging bied die oplossing tot hierdie eeue-oue vraag, naamlik ’n gemeenskaplike ideologie waardeur ons mense kan verenig onder dieselfde waardes en oortuigings.

Volksnasionalisme is ’n beginselvaste en stamgedrewe ideologie, gebou rondom fundamentele Bybelse beginsels wat ondersteun word deur die sterk pilare van Geloof, Volk en Vaderland. Dit is ’n terugkeer na God se natuurlike orde en die tradisionele en morele waardes daarvan word reeds vir duisende jare van die een geslag na die ander oorgedra en sal ook deur ons as Vryburgers ver die toekoms ingedra word.

Volksnasionalisme en die riglyne daarvan skep dissipline, wat die beste eienskappe uit ons mense navore bring en vir ons krag, eenheid en oorwinning verseker. Dit is op hierdie fondasie wat ons die Vryburger Beweging bou.




Die Vryburger Beweging het drie hoof doelwitte:

## 1 Die ontwaking van ons volk

- Deur geestelik terug te keer na ons God en volgens Sy wil te lewe
- Deur die herontdekking van ons identiteit
- Deur 'n hernude aanwakkering van die drang na vryheid
- Deur ons mense bewus te maak van die vyandige elemente wat teen ons werk

## 2 Die heropbou van ons volk

- Op 'n geestelike, fisiese en intelektuele terrein
- Op 'n ekonomiese vlak
- Op 'n ideologiese vlak
- Op 'n kulturele vlak
- Op weerbaarheidsvlak

## 3 Die bevryding van ons volk

Deur doelgerigte arbeid wat deur ons Beweging ingesit word en die strewe om ons Skepper se wil uit te leef, glo ons as Vryburgers dat God ons na die oorwinning sal lei en sal seën met die hoogste moontlike prys, naamlik vryheid. Materialistiese kosmopolitici kan hieroor spot, maar ons noem dit eenvoudig ware geloof deur aksie.




As blanke volk staan ons vandag voor 'n kruispad waar ons met 'n keuse gekonfronteer word. Kies ons om op 'n sinkende skip te bly en daarmee saam onder te gaan? Of verenig ons en neem verantwoordelikheid om onsself te red voordat dit te laat is?

So voor die hand liggend as wat die keuse mag lyk, is dit vandag 'n realiteit dat baie van ons mense mislei word om te glo dat daar nog 'n toekoms vir hulle op die sinkende skip is. Die ergste nog, is dat baie van die misleiding gedoen word deur verraderlike instansies en hul leiers wat voorgee om ons beste belange op die hart te dra, terwyl hul aksies en besluitneming die teenoorgestelde uitwerking het, soms doelbewus.

Om 'n Vryburger te wees, is om 'n rigtingaanwyser en ligdraer te wees vir ons mense. Saam vorm ons 'n verenigde front wat doelgerig kragte meet met hierdie misleidende magte wat steeds soveel gesag en invloed binne ons volk geniet. Ons verwys na hierdie krag dinamika as die interne stryd. Ons doel? Om dit te wen! Deur ons volk te verenig deur middel van die ideale van volksnasionalisme. Die keuse bly egter, aan watter kant van die stryd is jy?

# Aktivisme

As 'n Beweging glo ons dat arbeid vry maak en dat hardwerkendheid 'n kenmerkende eienskap van ons blanke ras is. Die potensiaal wat ons deur samewerking kan ontketen, is grensloos.

Volgens ons begrip is die moeitevolle arbeid wat ons bestee, 'n direkte belegging in ons eie toekoms. Hoe groter die Beweging word, hoe meer belê ons in die toekoms wat ons besig is om te bou, daarom verkondig en versprei ons die Vryburger boodskap aan vriende, familie en mede volksgenote op enige denkbare wyse en dra so by tot die groei van 'n onkeerbare volksbeweging wat onbeskroomd en uitsluitlik staan vir ons eie mense.

# Ons KENTEKENS



## Die Vryburger vlag

Die wit arend bo-op die Voortrekker vlag, dien as die amptelike vlag van die Vryburger Beweging. Die ou Voortrekker vlag is 'n herinnering aan ons voorouers se stryd as vrye burgers en hulle beweging wat uiteindelik gelei het tot hul vryheid. Die wit arend verteenwoordig óns geslag se stryd wat nou saamgesmelt het met die stryd van ons voorvaders. Dit dien as 'n verklaring dat ons hul stryd sal voortsit tot oorwinning.



## Die rysende arend

Die rysende arend dien as die amptelike simbool van ons Beweging. Aangesien die arend en arendsvlerke in Bybelse terme met die beskerming, beskutting en bewaking van Sy volk deur die Allerhoogste in verband staan, is dit te verstane dat dit 'n eeu-oue blanke simbool is. Dit simboliseer die ontwaking en opstanding van ons volk. Die gebroke spies verteenwoordig ons oorwinning en die einde van vyandige oorheersing.



## Die Volkshart

Die Volkshart is die amptelike simbool van Volksnasionalisme. Dit simboliseer samewerking en die drie pilare wat ons Beweging dra, naamlik Geloof, Volk en Vaderland. Die Volkshart bestaan uit drie sewes wat die volmaakte getal van God verteenwoordig en vorm saam 'n hart, die hart van ons volk, nou verenig deur 'n gemeenskaplike sterk ideologie.




## Groei

Die Vryburger Beweging beoog om die grootste blanke volksbeweging in Suid-Afrika te word wat ons volksaak bevorder op alle moontlike gebiede.

---

## Ideologiese transformasie

Die langtermyn doelwit van die Vryburger Beweging is om die meerderheid van ons mense onder die vaandel van volksnasionalisme te verenig. Ons glo dat die veranderinge wat ons binne ons volk begeer, slegs kan realiseer deur die ideale waarvoor ons ideologie staan.

---

## Kulturele herlewing

As Vryburgers glo ons dat kultuur byeenkomste die ontmoetingsplek van ons volk is. Nie net gee dit ons 'n gevoel van kameraadskap nie, maar dit bring ons weer nader aan mekaar en skep ook talle ander geleenthede vir ons mense. Die Vryburger Beweging streef daarna om weer volkstradisie lewendig te maak en ons eie taal-, kultuur- en musiek-verenigings op die been te bring.

## Blanke armoede verligting

Die Vryburger Beweging beywer hom om met verloop van tyd 'n groot rolspeler te word in die verligting van blanke armoede en werkloosheid in Suid-Afrika. Hierdie saak sal aangespreek word deur die nodige hulpbronne en werktuie in plek te stel om samewerking en volkseie arbeid te stimuleer, wat op sy beurt weer geleenthede vir ons mense kan skep. Die Beweging hoop ook om finaal die tragedie van blanke plakkerskampe te stuit deur aan die volksgenote wat daar beland het waardigheid en 'n hoop op die toekoms te bied. Grond in volkseie besit, die bou van volkseie nywerhede en die waardige gebruik van volkseie arbeid is hier van kardinale belang.

## Bevolkingsgroei

Die Vryburger Beweging hoop om ook 'n groot bydra te lewer deur ons blanke bevolkingsgroei te help stimuleer en aan te moedig met enige hulpbronne tot ons beskikking en om die nodige ondersteuningstrukture in plek te stel wat hierdie doelwit sal verwesenlik.

## Bondgenootskap

Die Beweging beywer hom om sterk internasionale bande te vorm met ander blanke nasionalistiese bewegings wat vir ons saak goedgesind is en wat ons gemeenskaplike waardes deel.




Die Vryburger Beweging dra die welstand en veiligheid van ons mense na aan die hart en daarom beywer die Beweging hom daarvoor dat elke betrokkene binne die wettige perke daarvan goed toegerus en bemagtig moet wees om homself en sy dierbares in elke moontlike situasie te kan beskerm en beveilig.






Kamerade, kamerade!
Vandag staan ons hier tesame
Met ons Vader in die laer
Bied ons weerstand teen gevaar

Ons veg en stry weer vir mekaar
Net hier binne-in die laer.
Deur die Vryeburger gees
Sal geskied'nis weer herleef

Afrikaners, kamerade!
Nou onthou ons weer tesame
Vryeburgers, wat ons is
Bly ons altyd ook gewis

O vryheidsgees, wat nou herleef
Met God die toekoms in te streef!
As die rigters van ons ras
Ons beginsels waterpas!



# VRYBURGER EREKODE

**1. SOEWEREINITEIT**

Jy strewe na 'n soewereine blanke vaderland.

**2. GELOOF**

Jy is trots blank en altyd lojaal teenoor jou God en jou volk.

**3. BETROKKENHEID**

Jy is bereid om aktief betrokke te raak by een van die verskeie afdelings van die Beweging.

**4. ONBAATSUGTIGHEID**

Jy het 'n onbaatsugtige en vrywillige houding en verstaan dat alles wat jy in die Beweging doen vir volksbelang is en nie vir eie gewin nie.

**5. EKSKLUSIWITEIT**

Jy streef na blanke eksklusiwiteit in alle aspekte van jou lewe en verwerp alle instansies wat 'n reënboognasie en globalistiese sisteme ondersteun of bevorder.

**6. EERLIKHEID**

Jy toon absolute eerlikheid, eerbaarheid en deursigtigheid in alles wat jy doen.

**7. VOORKOMS**

Jy toon goeie voorkoms-etiek.

**8. GEDRAG**

Jy toon dissipline, respek, hardwerkendheid en goeie gedrag in alles wat jy doen en aanpak.

**9. VOORTBESTAAN**

Jy ondersteun sterk gesinswaardes en dra aktief by, óf ywer om aktiewe bydrae te lewer tot die voortbestaan en groei van ons volk deur kinders te kry.



**10. REINHEID**

Jy verwerp enige vorm van afvalligheid en sal suiwer en tradisionele waardes voorstaan.



**11. HARMONIE**

Jy stel altyd die volk se eenheid bo jou eie belange en sal nie verantwoordelik wees vir enige interne twis en verdeeldheid nie.

**12. BESKERMING**

Jy is altyd bereidwillig om jou mede-volksgenote te ondersteun en te verdedig teen die agressie van vyandige elemente.

**13. VERANTWOORDELIKHEID**

Jy mag by geen vorm van terrorisme of onwettige bedrywighede betrokke raak, of doelbewus opmerkings maak wat die goeie beeld van die Beweging kan skaad nie.

**14. LOJALITEIT**

Jy sal enige afsplintering van die Beweging teëgaan en interpreteer as 'n vyandige poging om die Beweging te ondermyn.

**15. AANSPREEKLIKHEID**

Jy sal by geen vorm van verraad teen jou volk betrokke wees nie. Alles wat jy sê of doen moet altyd tot voordeel van ons volk en ras wees en mag nooit teen die beste belange van ons volk en ras gaan nie.